WIKIPEDIA

# Arpitaans

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Arpitaans** of **Frankoprovensaals** (Frans: *Arpitan*; *Francoprovençal*) is 'n Romaanse taal, wat in 'n aantal plaaslike dialekte in die sentrale Rhônevallei en Savoie (Oos-Frankryk), in die noordweste van Italië (veral in die Aostavallei) en oorspronklik ook in die grootste deel van die Romandie, die Franstalige gebiede van Wes-Switserland, gepraat word. Arpitaans vorm saam met Oksitaans en die Langues d'oïl van Noord-Frankryk die Galloromaanse taalgroep.

| **Arpitaans**<br>**Arpitan** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Frankryk<br>Italië<br>Switserland |
| Gebied: | Aosta-vallei, Piedmont, Foggia, Franche-Comté, Savoie, Bresse, Bugey, Dombes, Beaujolais, Dauphiné, Lyonnais, Forez, Romandy |
| Totale sprekers: | 113 400 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Galloiberies<br>Galloromaans<br>**Arpitaans** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | - |
| ISO 639-2: | - |
| ISO 639-3: | `frp (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=frp)` |

## Inhoud



# Die benaming van die taal




Die taalgebiede van Arpitaans (groen), Noord-Franse dialekte van die Langues d'oïl-groep (blou) en Oksitaanse dialekte (rooi)

Aangesien Arpitaans tans nie oor 'n standaardtaal beskik en sy taalgebied in die moderne geskiedenis ook nie as 'n politieke eenheid bestaan het nie, word daar met verskillende vakterme na die taal verwys.



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Die term *Frankoprovensaals* is in 1873 deur die Italiaanse taalkundige Graziadio-Isaia Ascoli as 'n gemeenskaplike benaming vir 'n aantal Galloromaanse dialekte ingevoer, wat volgens dialektologiese beginsels nóg by die *Langues d'oïl* nóg by die *Langues d'Oc* (met onder meer Oksitaans) gereken kan word nie. Alhoewel hulle 'n eie taalgroep vorm en in die Romaanse taalwetenskap nou as Frankoprovensaals bekend staan, bly die gebruik op akademiese kringe beperk. Dit kan deels ook gewyt word aan die verwarring wat dit moontlik skep, aangesien daar ook 'n Provensaalse dialek bestaan wat in die suidooste van Frankryk gepraat word.

Veral in Frankryk word nou dikwels na die Frankoprovensaalse taal as Arpitaans verwys, waarby die term soms vir die hele Frankoprovensaalse taalgebied, soms net vir 'n aantal dialekte in die Alpegebied gebruik word.

# Die taalgebied




Padteken vir Charvex (La Balme-de-Thuy, Haute-Savoie, Frankryk) nadat die naam in die 1990's na die ou Savoy spelling verander is - te vore is die dorpie Charvet genoem

## Frankryk

Frankoprovensaalse dialekte word as omgangstaal in die grootste deel van die geweste Rhône-Alpes en Franche-Comté gepraat, onder meer in die départemente Jura (suidelike gebiede), Doubs (suidelike gebiede), Haute-Savoie, Savoie, Isère (met uitsondering van die mees suidelike gebiede), Rhône, Drôme (mees noordelike gebiede), Ardèche (mees noordelike gebiede), Loire, Ain en Saône-et-Loire (mees suidelike gebiede).

## Switserland

Frankoprovensaals is oorspronklik die omgangstaal van die grootste deel van die Romandie of Franstalige gebied van Switserland, met uitsondering van die kanton Jura, die noordelike deel van die kanton Neuchâtel en die Franstalige gebiede van die kanton Bern, waar dialekte van die Langues d'oïl gepraat is. Intussen is die Frankoprovensaalse dialekte deur plaaslike variante van die Franse standaardtaal verdring.

## Italië

Veral die bevolking van die Aostavallei en 'n aantal valleie in die gewes Piëmont (die Val Sangone, die Valle Cenischia, die Val Soana en die Piantonettovallei) praat Frankoprovensaalse dialekte. Daar bestaan ook 'n Frankoprovensaale taaleiland in Apulië (Suid-Italië) met die dorpe Faeto en Celle San Vito.

## Eksterne skakels

- Die Arpitaanse Forum (http://arpitania.forumactif.com)

| | |
|---|---|
| | **Italiese tale** |
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies<br>**Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals<br>Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |
| **Romaanse Kunstale** | Interlingua \| Interlingue \| Lingua Franca Nova |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Switserland&action=edit) **Tale van Switserland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Duits · Frans · Italiaans · Romansch |
| **Belangrike dialekte** | Arpitaans · Lombardies · Romani · Switserduits |
| **Gebaretale** | Switserduitse gebaretaal · Franse gebaretaal · Italiaanse gebaretaal |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11935379s (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11935379s) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11935379s) · GND: 4018144-3 (https://d-nb.info/gnd/4018144-3) |